SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 12 DESEMBER 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

PRETORIA RADIOAMATEUR VERGOED VIR HULP AAN DIE BLINDES

WENNERS VAN DIE RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS AANGEKONDIG

SARL IARU-FONDS BYNA DAAR

UITSLAE VAN DIE PEARS BHF DIGITALE KOMPETISIE VIR 2004

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Na ons dit nou gesê het, bring ons dit egter onder intekenaars en luisteraars se aandag dat die SARL-kantoor oor die komende vakansieseisoen vanaf 15 Desember tot 7 Januarie gesluit sal wees. Ons gun Vee die rustydjie.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

PRETORIA RADIOAMATEUR VERGOED VIR HULP AAN DIE BLINDES

Aan Nico du Toit, ZR6AFJ, is die Amateurradio Gemeenskapsdienstoekenning gemaak vir die ontwikkeling van 'n toestel wat instrumentlesings van antenna-eienskappe in hoorbare spraak omskakel.

Hy het die behoefte aan so 'n apparaat geïdentifiseer wat gesiggestremde radioamateurs in staat sal stel om hulle stokperdjie ten volle te geniet en om eksperimentering en optimisering van antennawerking moontlik te maak. Die pratende staandegolfverhoudingsmeter is 'n essensiële apparaat ten einde optimale oordrag van seine van die sender na die antenna moontlik te maak. Op hierdie manier verhoed die gesiggestremde persoon nie net skade aan sy sender nie, maar verhoed ook dat uitsendings skadelike steurings aan ander gebruikers van die spektrum veroorsaak.

Die Suid-Afrikaanse Amateurradio-ontwikkelingstrust het die nuwe toekenning ingestel ten einde betekenisvolle gemeenskapsdiens aan te moedig, wat 'n projek, soos wat Nico aangepak het, kan insluit, of vir kommunikasiediens tydens 'n sportbyeenkoms of rampe. Hierdie toekenning sal jaarliks gemaak word.

WENNERS VAN DIE RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS AANGEKONDIG

Aan twee radioamateurs is erkenning verleen vir hul bydraes aan die amateurradiodiens tydens 'n funksie wat op 8 Desember in Johannesburg gehou is. Die jaarlikse funksie word geborg deur Siemens en word aangebied deur die Suid-Afrikaanse Amateurradio-Ontwikkelingstrust.

Die senior toekenning is aan Andrew Roos, ZS1AN, van Kaapstad gemaak vir sy werk aan digitale HF-spraakkommunikasie. Hy het vroeër vanjaar gedemonstreer hoe spraak gedigitaliseer en oor 'n smal HF-band, tipies minder as 3 kHz, versend kan word.

Spraak word omgesit na gekompakteerde digitale data deur 'n spraakkodek (spraakkodeerder/dekodeerder). Die gekompakteerde digitale sein word deur 'n modem na spraak terugeskakel. Die oudiofrekwensie moduleer dan die enkelsybandsein van 'n konvensionele sender. Aan die ontvangskant word die proses omgekeer en die oudio herwin.

Digitale spraak vir HF het besondere voordele oor gewone analoogspraak. Dit in staat tot baie hoë SNR (50 dB) op kanale met net 'n slegs 'n redelike SNR (20 dB). Spraakbandwydte kan sendbandwydte oorskry en foutkorreksie verminder die impak van staties, veelvuldige paaie en kwyning.

Andrew het gesê dat dit nog nadele het maar hy glo dat dit oorkom sal word. Hy het genoem dat dit nodig is om by die ontvanger 'n mate van geraas by te voeg ten einde die oudio meer natuurlik te laat klink. Hy glo ook dat meer gevorderde kodeks op die mark sal kom soos die kommersiële gebruik van digitale spraak toeneem.

Die toekenning erken die bydrae wat Andrew lewer tot die bevordering van navorsing en ontwikkeling in amateurradio wat ware betekenis heg aan die ITU-definisie: "Amateurradio is 'n diens met die doel van selfonderrig en tegniese navorsing."

Die Jong Radioamateur van die Jaar toekenning het gegaan aan 'n 15 jaaroud leerling van Westville in KwaZulu-Natal, Edrich de Lange, ZR5TUX.

Edrich het sy amateurradiolisensie vroeër vanjaar verwerf en het 'n besondere belangstelling in die tegnologiekant van amateurradio getoon. Tydens die toekenningsfunksie het hy gesê: "Ek het eenkeer gelees dat jy weet dat jy 'n amateur is wanneer jy 'n soldeerbout an die verkeerde kant gegryp het, wel ek het dit gedoen - 'n paar keer al. My gunstelingaspek van radios is die elektronika. Dit is altyd opwindend om te sien wat gebeur nadat jy iets nuuts gedoen het of

net die opwinding te ervaar dat jou eie skepping iets doen of net te sien dat dit werk."

Edrich het gesê dat amateurradio sy lewe verander het. Vooradt hy met amateurradio kennis gemaak het, wou hy 'n sjef of 'n rekenaaringenier word. "Nou het ek my gedagtes daarop gesit om 'n elektroniese ingenieur te word. Dit het gemaak dat ek elektroniese apparaat soveel meer as voorheen waardeer.

Rolf Spaeth van Siemens Het die toekennings oorhandig. Met sy gelukwensings aan die twee ontvangers het hy gesê dat hy elke jaar verbaas is met die tegnologie waarin radioamateurs betrokke raak. Hy het gesê dat dit besonderlik bevredigend is om die betrokkendheid van jongmense op te merk wat iets goeds voorspel vir die toekoms van die kommunikasie- en elektronika-industrie. Hy het gesê dat Siemens sal voortgaan met sy borgskap van die toekennings aangesien sy maatskappy glo aan die aanmoediging van innovasie en die ontwikkeling van tegnologie in amateurradio. Siemens is 'n korporatiewe lid van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

SARLNUUS neem graag van hierdie geleentheid te baat om die ontvangers van die toekennings in die drie kategorieë te bedank vir dit wat hulle elkeen bygedra het, en steeds sal bydra, tot die ontwikkeling van die radiokommunikasietegniek en uitbouiing van amateurradio. Ons glo julle het die toekennings uit-en-uit verdien. Baie dankie ook vir al die ander inskrywings, ook julle werk word baie waardeer.

SARL IARU-FONDS BYNA DAAR

Die SARL IARU-lidmaatskapfonds is baie naby aan sy mikpunt danksy donasies van klubs en individuele radioamateurs. Hierdie week gaanons dank aan Alf Joubert, ZR6ABA, Rad Radford, ZS5RK, ZR5SEP en die Coalfields Amateurradioklub. Nog donasies is in die SARL-rekening inbetaal maar mag nognie oorbetaal gewees het nie. Hou volgende week se SARLnuus dop vir meer besonderhede en die finale bedrag wat bygedra is. Besonderhede sal ook op die webblad geplaas word. Donasies kan inbetaal word by ABSA Menlyn, takkode 335 645, in die SA Amateurradio Ontwikkelingstrust se tjekrekening No. 560 142 722. Stuur asb. besonderhede per e-pos aan armi@sarl.org of faks dit aan 012 991 5651.

UITSLAE VAN DIE PEARS BHF DIGITALE KOMPETISIE VIR 2004

Die PEARS kompetisiekomitee het genoeë om die uitslae van die PEARS BHF digitale kompetisie wat vroeër vanjaar gehou is, aan te kondig.

Die getal logstate wat ingestuur is, is teleurstellend, maar goeie puntetellings is nogtans aangeteken. Die resultate, met puntetellings wat behaal is, volg hieronder:

Aardverbonde Voortplantingsmodus, Enkeloperateur: 1. ZS1AGF 58 026; 2. ZS6ANZ 30 383; 3. ZS5Y 26 225.

Aardverbonde Voortplantingsmodus, Multioperateur: 1. ZS4SRK 44 234.

AMA: 1. ZS5LEE 1 815 649; 2. ZS5Y 476 166.

Veels geluk aan die wenners, en baie dankie aan almal wat logstste ingestuur het.

UITSTEL VAN DIE PEARS "WELKOM OP HF" QSO-PARTY

As gevolg van die ongelukkige mislukking van die Departement van kommunikasie in verband met die publikasie van die nuwe regulasies, het die komitee van PEARS geen ander opsie nie as om die beplande Welkom op HF QSO-party, wat hierdie naweek sou plaasvind, uit te stel. 'n Nuwe datum sal aangekondig word sodra die regulasies uiteindelik gepubliseer is.

Die komitee van PEARS betreur die situasie maar wens die aandag daarop te vestig dat dit weens omstandighede is wat heeltemaal buite die beheer van beide PEARS en die SARL is. PEARS bied sy verskoning aan vir die ongelukkige situasie.

Due to the unfortunate failure of the DoC to fulfil it's written undertaking regarding the gazetting of the new Regulations, the PEARS Committee has no choice but to postpone the planned PEARS Welcome to HF QSO Party scheduled for this weekend. A new date will be announced once the Regulations are ultimately gazetted.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Voortplantingstoestande het nou 'n onvermydelike laagtepunt bereik. Tog was daar op Donderdag 'n paar goeie openinge na die Ooste, maar van baie korte duur. Toestande was oor die afgelope week baie swak met meestal geen aktiwiteite op die DX-bande. Die sonvlekgetal was Donderdag 'n skrale 19,9 teenoor verlede week se 56,7. Sonaktiwiteite was baie laag. Die verwagte gemiddelde sonvlekgetal vir Desember word op 30,7 geraam. Donderweer oor groot dele van die land het ook sy tol ge-eis. Bill Johnston, K5ZI, n spesialis in donderweer, van Mexico, het onlangs bykans al sy toerusting tydens 'n direkte donderslag verloor-sy stelsel was presies soos die boeke voorskryf ge-aard en beskerm, boonop was alle kabels uitgetrek en alles was van die krag ontkoppel!

DAGBOEK VAN GEBEURE

19 Desember, Presidentsnet om 19:00; 9 April 2005 AJV van die SARL.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 700, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur ……. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX